WIKIPEDIA

# Huis van Wysheid

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie



Geleerdes by 'n Abbasidiese-biblioteek. Maqamat van al-Hariri Illustrasie deur Yahyá al-Wasiti, 1237

Die **Huis van Wysheid** (Arabies: بيت الحكمة: *Bayt al-Hikma*) was 'n akademie vir navorsing en onderwys in die middeleeuse Bagdad. Die huis is gestig deur kalief Haroen ar-Rashid as sy biblioteek en die Abbasiede-kalief al-Ma'mun het dit in 825 of 830 oopgemaak vir verskeie wetenskaplikes en filosowe. Dit Huis van Wysheid kry later diverse volgelinge.

Die Huis van Wysheid was vermoedelik geïnspireerd deur die Iraanse Akademie van Gondesjapoer, 'n Sassanidiese sentrum van wetenskap.

Die Huis het die vertalingsbeweging in gang gesit waar vertalings van werke van die klassieke Griekse filosowe en wiskundiges en later ook vanuit Persië en Indië gedoen word. Baie van hierdie vertalings is gedoen deur Christene en Jode. Een bekende vertaler was Hunayn ibn Ishaq.

Naas die onderneming van vertalings, is daar ook wiskunde, astronomie en astrologie (toe nog as een vakgebied gesien), geneeskunde en natuurkunde bedryf.

Diverse wetenskaplikes werk in die Huis van Wysheid. Thabit ibn Qurra en Muḥammad ibn Mūsā al-Khwārizmī was twee wiskundiges en sterrekundiges wat daar gewerk het. 'n Bekende filosoof wat werk in die Huis was al-Kindi. Ook die taalkundige Sibawayh (ongeveer 760 - 793), wat die eerste grammatika van Arabies opgestel het, werk uit die Huis van Wysheid.

Onder die puriteinse bestuur van kalief Al-Moetawakkil (9de eeu) word die Huis gesluit en verdere wetenskaplike inisiatiewe het verspreid plaasgevind.

Hierdie artikel is in sy geheel of gedeeltelik vanuit die Nederlandse Wikipedia vertaal. 

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb15821681c (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb15821681c) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb15821681c) · GND: 6049021-4 (https://d-nb.info/gnd/6049021-4) · LCCN: n00049031 (https://id.loc.gov/authorities/names/n00049031) · TDVİA: beytulhikme (https://islamansiklopedisi.org.tr/beytulhikme) · VIAF: 149923413 (https://viaf.org/viaf/149923413) · WorldCat Identities: viaf-149923413 (https://www.worldcat.org/identities/viaf-149923413) |